# O Heer, u laaste woorde

O Heer, u laas - te woor - de
dig - by Je - ru - sa - lem,
kom deur die loop van eeu - e
soos met u ei - e stem:

1(b)

"Aan My, wat dood oor - win het,
is al - le mag ge - gee;
die heil wat Ek ge - bring het
gaan deel dit ver - der mee!"

2

O Heer, u laaste woorde
as eerste sendeling,
het oor die hele wêreld
bevrydend uitgekring:
"Gaan oral en verkondig,
deur lewe, woord en doop,
vergifnis van die sonde,
verlossing uit die dood."

3

Maak deur u laaste opdrag
wat soveel vreugde bring,
ons arbeid tot 'n seën;
laat liefde ons ook dring.
Bring mense tot bekering,
wil u gemeente bou.
En laat ons, Heer, u lering
van harte onderhou.